SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA NUUS VIR SONDAG 2 MEI 2021

Goeie môre en welkom by die weeklikse nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga, gelees deur ______________________________ (jou naam, roepsein en QTH)

Die Suid-Afrikaanse Radioliga saai elke Sondag nuus bulletins in Afrikaans sowel as Engels om 08:15 en 08:30 Sentraal Afrika Tyd onderskeidelik uit op HF sowel as op verskeie BHF- en UHF-herhalers. Hierdie uitsendings word ook via Echolink herlei deur Johan, ZS6JPL. Die oudio bulletins kan afgelaai word vanaf die Liga webwerf by www.sarl.org.za, terwyl die teks bulletins by https://sarlnewsbulletin.wordpress.com/ afgelaai kan word. Om by die Mailchimp bulletin e-poslys aan te sluit , stuur 'n e-pos aan die SARL Sekretaris.

In die nuus vandag:

ELEKTRONIESE STEMMERY VIR DIE 2021 SARL AJV MOSIES

DIE SARL ADRES TIPE GOEDKEURING KWESSIES.

en

MEER KEER OM AAN DIE WAZS 5 MHZ-UITDAGING TE NEEM

Bly ingeskakel vir meer inligting oor hierdie en ander interessante nuus items.

'N 15% STEM GAAN NIE BEHAAL WORD VIR DIE 2021 SARL AJV MOSIES

As gekyk word na die stemmery vir die 2021 AJV Mosies, word dit betwyfel of die nodige 15% merk bereik gaan word om Mosie 7. Bykomende Lidmaatskap Kategorie: Gesin lidmaatskap en Mosie 2021-07. Om die kriteria te hersien om vas te stel watter lede mag registreer en stem op vergaderings wat deur die SARL belê word goed te keur. Ten tye van die opname van hierdie bulletin was die stem presentasie 9%.

Die stemmery vir die 2021 AJV-mosies het om 00:01 SAT gister Saterdag 24 April 2021 geopen en sal om 23:59 SAT op Maandag 3 Mei 2021 sluit. Gaan na die openbare stem blad www.sarl.org.za/Web3/ElectronicVoting/Default.aspx om jou stem uit te bring. Jy moet op die kassie klik "I confirm that I have read and fully understand the Motions listed above." Meld dan aan met jou roepsein en wagwoord. Die stem opsies vir elke mosie is "Yes" of "No" of "Abstain." Volg die instruksies op die stem blad en dien jou stem in. Jy sal 'n e-pos ontvang wat bevestig dat jy gestem het.

ANTIEKE DRAADLOSE VERENIGING BUIS ESB QSO PARTYTJIE VANDAG

Die doel van die ADV Buis QSO partytjie is om aktiwiteite op die 40 en 80 meter-bande te skep. Dit is slegs 'n foon kompetisie wat AM en ESB gebruik. Buis radios of radios met buise daarin moet verkieslik gebruik word. Geen

lineêre versterkers mag gebruik word nie. Die ESB QSO Partytjie van 13:00 tot 17:00 UTC (15:00 tot 19:00 SAT ) vanmiddag Sondag 2 Mei. Aktiwiteit is op 40 meter: 7 063 tot 7 100 kHz en 7 130 tot 7 200 kHz en 80 meter: 3 603 tot 3 650 kHz. Die om ruiling is jou roepsein, 'n RS-verslag, 'n opeenvolgende reeksnommer wat begin by 001 en die tipe radio wat gebruik word, bv. HT37 TX. Die logstate moet teen Vrydag 7 Mei 2021 by andyzs6ady@vodamail.co.za ingedien word.

DIE SARL ADRES TIPE GOEDKEURING KWESSIES.

Verlede week het die SARL 'n virtuele vergadering gefasiliteer om insette te ontvang vir die SARL reaksie aan OKOSA oor die konsep Regulasies vir Toerusting Magtigings, in die volksmond die Tipe Goedkeuringsregulasies genoem. Die finale kommentaar datum is middel Mei. Deelnemers is gevra om hul antwoorde teen Maandag 3 Mei skriftelik in te dien by artoday@sarl.org.za. Die SARL sal 'n konsepdokument ontwikkel wat gebaseer is op die insette en besprekings tot op hede. 'n Verdere vergadering word op Donderdag 6 Mei om 20:00 SAT op die BlueJeans-platform gehou om die konsep te hersien en meer insette te ontvang. Stuur 'n e-pos aan artoday@sarl.org.za om aan die bespreking deel te neem. Die konsepregulasie kan afgelaai word vanaf die tuisblad op www.sarl.org.za. Die finale konsep sal op die SARL-webwerf meegedeel word.

HF-ASSESSERING VIR DIE MEI-RAE

Die Mei RAE sal op Saterdag 22 Mei geskryf word en die kandidate moet die HF-assessering voltooi voordat hulle die eksamen aflê. Luister asseblief uit vir Klubs wat die assessering uitvoer en gee die kandidate die vereiste QSOs wat hulle benodig. Saterdag en Sondae is die beste tyd vir hierdie assesserings.

Jy luister na  nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga

OM AAN DIE WAZS 5 MHZ-UITDAGING TE NEEM

Die sluitingsdatum vir die 5 MHz Werk Alle ZS uitdaging is verleng tot 31 Julie 2021. Dit sal radio amateurs die geleentheid bied om gebruik te maak van die winterseisoen-voortplanting op 5 MHz. Tot op hede is 3 aansoeke verwerk.

Die SARL daag radio amateurs uit om die 60 meterband te gebruik en die SARL Werk Alle ZS toekenning behaal. Die Werk Alle ZS-reeks toekennings is beskikbaar vir alle radio amateurs en kortgolfluisteraars. Aansoekers moet tweerigting kontakte (of SWL-verslae) met minstens 100 Suid-Afrikaanse roepseine bewys. Die WAZS-toekenning van 60 m sal 'n spesiale "gewerk op 5 MHz" endossement dra. Die roepseine moet die verskillende roep gebiede volgens die WAZS-reëls soos volg voorstel: ZS1 16 kontakte; ZS2 8 kontakte; ZS3 1 kontak; ZS4 6 kontakte; ZS5 13 kontakte en ZS6 56 kontakte.

Radio amateurs word aangemoedig om werklike seinverslae te lewer, aangesien die data verwerk word en deel sal uitmaak van die propagasie op die 60 meterband. Elke aansoek moet die datum, tyd, frekwensie, krag wat gebruik word, beide roepseine en die gegee en ontvang akkurate seinverslae toon.

Alle aansoeke vir die spesiale 60 meter Werk Alle ZS-toekenning wat teen die verlengde datum van 31 Julie 2021 ontvang is, sal deelneem aan die trekking van 'n 2021 ARRL-handboek. Vir aansoek besonderhede besoek www.zs6p.com/SARL_Awards_Directory.

"ONTSLUITING VAN AMATEUR RUIMTE TEGNOLOGIE" OPROEP VIR REFERATTE

In die lig van die voortdurende onsekerheid oor die Covid-19-pandemie, sal die AMSAT SA jaarlikse Ruimtesimposium 'n virtuele gebeurtenis op die BlueJeans-platform wees. Die datum is Saterdag 10 Julie 2021 en dit begin om 08:00 UTC. Die tema van die simposium is "Ontsluiting van Amateur Ruimte Tegnologie." Die simposium sal fokus op amateur-satelliete, swak sein kommunikasie, ruimte weer en verwante wetenskappe.

Dit is die eerste oproep vir voorstelle vir referate. Voornemende outeurs word uitgenooi om voorstelle in te dien in die vorm van 'n kort beskrywing van die onderwerp wat in hul referaat behandel moet word, nie later nie as 15 Mei 2021. Dien voorstelle in MS Word formaat in by admin@amsatsa.org.za. Skrywers word op 20 Mei in kennis gestel van die aanvaarding van hul referaat. Die finale referate sal teen 30 Junie 2021 benodig word.

KLUB NUUS

Soos berig in SARL Nuus van 4 April, is die Hibiskus Kus ARK besig met die oprigting van 'n spraak herhaler op 'n hoë punt naby Paddock op die frekwensie van 145,7375 MHz. Die voorbereidende werk is voltooi en daar word gehoop om, sodra die reëns ons kans gee, die oprigting daarvan te voltooi oor die komende naweke.

HF VOORTPLANTINGSVOORSPELLING

Hannes Coetzee, ZS6BZP, berig dat die verwagte sonaktiwiteitsvlak laag gaan wees. Tans is daar drie sonvlekke met eenvoudige magnetiese samestellings sigbaar. Daar word nie enige sonfakkel aktiwiteit verwag nie. Diegene wat hulle eie frekwensievoorspellings wil doen, kan 'n verwagte effektiewe sonvlektelling van een vir die week gebruik. Radio amateurs kan veral laatmiddag goeie DX openinge op die 12 tot 30 m bande verwag. Besoek gerus die webtuiste spaceweather.sansa.org.za vir meer inligting.

Nou die Dagboek van Gebeure vir die volgende paar weke:

Vandag - Die AWA-Buis ESB QSO-partytjie en die sluiting van die ZS POTA-aktiwiteit

3 Mei - Provinsiale skole heropen en die stemmery sluit op AJV-mosies.

8 en 9 Mei - die SARL VHF / UHF digitale kompetisie

9 Mei - Moedersdag

12 Mei - Die vroeë oggend koffie naelloop

16 Mei - die ZS3 naelloop

19 Mei - die SARL 80 m-klub naelloop

22 Mei - die Radio Amateur Eksamen

29 en 30 Mei - die CQ WPX GG-kompetisie

Om die bulletin mee af te sluit, ‘n opsomming van ons hoof berig:

As gekyk word na die stemmery vir die 2021 AJV Mosies, word dit betwyfel of die nodige 15% merk bereik gaan word om Mosie 7. Bykomende Lidmaatskap Kategorie: Gesin lidmaatskap en Mosie 2021-07. Om die kriteria te hersien om vas te stel watter lede mag registreer en stem op vergaderings wat deur die SARL belê word goed te keur. Ten tye van die opname van hierdie bulletin was die stem presentasie 8%.

Dit bring ons aan die einde van hierdie bulletin.

Die Suid-Afrikaanse Radioliga se nuus diens nooi klubs en individue uit om nuus brokkies van belang vir radio amateurs en kortgolf luisteraars in te dien. Plaas nuus berigte indien moontlik, in beide Engels en Afrikaans op die Suid-Afrikaanse Radioliga webtuiste onder die ’news inbox’ skakel nie later as die Donderdag wat die bulletin datum vooraf gaan nie.

Luister elke Sondag oggend om 10:00 Sentraal Afrika Tyd na ”Amateur Radio Today.” Daar is herleiding op 7 082 kHz laer syband deur Louis, ZS5LP en verskeie herleidings op BHF en UHF frekwensies regoor Suid-Afrika. ’n Heruitsending aangebied deur Andy ZS6ADY vind op Maandae aande om 19:30 Sentraal Afrika Tyd op 3 620 kHz plaas.

Ons ontvang graag jou sein rapporte, kommentaar en voorstelle, stuur ’n e-pos aan artoday@sarl.org.za.

Jy het geluister na ’n nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga, saam gestel deur Dennis Green, ZS2B, geredigeer deur Johan de Bruin, ZS6JHB en gelees deur ....................................

Van die nuus span, die beste wense vir die week vorentoe.